WIKIPEDIA

# Kornies

in Wikipedia, die vrye ensiklopedie

Die **Korniese taal** (Kornies: *Kernowek* of *Kernewek*) behoort saam met Wallies en Bretons tot die Britonse groep van die Keltiese tale en word tot sowat 1780 (die jaar waarin die laaste moedertaalspreker van Kornies, Dolly Pentreath, oorlede is) in Cornwall as 'n gemeenskapstaal gepraat.




Landkaart van Cornwall in Kornies

Van sy basiese woordeskat stem sowat 80 persent met Bretons, 75 persent met Wallies, 35 persent met Iers-Gaelies en 35 persent met Skots-Gaelies ooreen.

In die eerste helfte van die twintigste eeu begin die "Old-Cornwall"-beweging weer belangstelling vir die ou Korniese taal wek. Daar is nou weer enkele honderd mense wat die taal min of meer kan praat en skryf, en sowat 3 500 mense het 'n basiese begrip van Kornies; in teenstelling met die ander keltiese groepe in die Verenigde Koninkryk geniet die sprekers van Kornies egter geen minderheidstatus nie. Wél is daar 'n plaaslike beweging (*Mebyon Kernow*, die Seuns van Cornwall) wat 'n eie nasionale bewussyn wil bevorder.

## Taalgeskiedenis

Daar is min bekend oor die Korniese taal in die vroeë Middeleeue. In die 9de eeu verskil Oud-Kornies reeds duidelik van Oud-Bretons en Oud-Wallies.

Met die Normandiese verowering van Engeland in die jaar 1066 verander die maatskaplike orde heeltemal; terwyl die Normandiese adellikes die nuwe bolaag en die Sakse 'n soort middelklas vorm, is Kornies die

| **Kornies**<br>***Kernowek*, *Kernewek*** | |
|---|---|
| Uitspraak: | [kəɾˈnuːək], [kɛɾˈnɛwɛk] |
| Gepraat in: | Verenigde Koninkryk |
| Gebied: | Cornwall |
| Totale sprekers: | ~ 2 000 sprekers wat die taal in alledaagse omstandighede vlot kan praat[1] |
| Taalfamilie: | Indo-Europees<br>Kelties<br>Eiland-kelties<br>Britonies<br>**Kornies** |
| Skrifstelsel: | Latynse alfabet (Korniese variant) |
| **Amptelike status** | |
| Amptelike taal in: | Nie 'n amptelike taal nie; maar as 'n minderheidstaal erken in die Verenigde Koninkryk |
| Gereguleer deur: | *Keskowethyans an Taves Kernewek* ("Korniese taalvennootskap") |
| **Taalkodes** | |
| ISO 639-1: | `kw` |
| ISO 639-2: | `cor` |
| ISO 639-3: | `cor (http://www.sil.org/iso639-3/documentation.asp?id=cor)` |




Die Britoniese gemeenskap rondom die 6de eeu. Kornies en Bretons is nou verwant

eenvoudige volkstaal van die arm plattelandse bevolking. Nogtans dateer die eerste dokumente, waarin minstens enkele Korniese woorde voorkom, uit hierdie tydperk.




**Nota**: Hierdie bladsy kan IFA fonetiese simbole in Unicode bevat.

Teen die einde van die 14de eeu het die taalgrens tussen Kornies en Engels, wat geleidelik die Anglo-Normandiese taal begin vervang, verder weswaarts verskuif, en sy gebruik bly meesal beperk tot die armste bewoners van Cornwall. Desondanks bereik Middel-Kornies as skryftaal sy literêre hoogtepunt. Aangesien die Bybel nie in Kornies vertaal is nie, raak godsdienstige dramas en gedigte baie gewild, wat die Bybelse leerstellings vir mense sonder enige kennis van Engels sou verduidelik. Die bekendste is die *Pascon agan Arluth*, 'n berymde passie van Jesus Christus, en *Bewnans Meryasek*, die biografie van die heilige Meriasek, biskop van Vannes in Bretagne, wat as sendeling na Cornwall gekom het. Die opmerklike gehalte van die Korniese literatuur kontrasteer met die beperkte gebruik van Kornies as 'n omgangstaal en word as die nagevolg van 'n lang literêre tradisie beskou.

Die Korniese taal trek geen voordeel uit die kulturele ontwikkeling tydens die renaissance en die uitvinding van die drukpers nie. Baie adellikes het in die Engelse burgeroorloë tussen die huise Lancaster en York gesneuwel, ander het hulle landgoedere vir goed verlaat of is onteien. Die nuwe Anglikaanse godsdiens is in die 16de eeu saam met die Engelse gebedboek *Book of Common Prayer* ingevoer. Die Korniese bevolking was nie bereid om te konverteer nie en het ook die aanbod van die owerhede om die gebedboek in die Korniese taal te laat vertaal van die hand gewys. 'n Opstand van Rooms-Katolieke bewoners is in 1548 afgeweer, en die leiers van die beweging is tereggestel. Die vervolging van Rooms-Katolieke deur die Engelse owerhede het ook die noue historiese betrekkinge met Bretagne laat afbreek.

Reeds teen die begin van die 17de eeu het Kornies as omgangstaal daadwerklik begin uitsterf; die laaste taalgebied is die uiterste weste waar dit rondom 1700 nog in 25 dorpe as huistaal gepraat word. In hierdie tydperk ontstaan nog een skouspel; *Gwryans an Bys* (Die Skepping van die Wêreld) deur William Jordan word in 1611 opgevoer. 'n Poging deur 'n groep geleerdes onder leiding van John Keigwin (1641–1741) om die Bybel in Kornies te vertaal misluk omdat die werk té omvangryk blyk te wees, en net die boek *Genesis* verskyn. 'n Kollega von Keigwin, Nicholas Boson, skryf saam met sy kinders die verhandeling *Nebbaz Gerriau dro tho Carnoack* (Enkele woorde oor die Korniese taal) wat in 1700 vrygestel word. Die saga *Jowan Chy an Hor* (John van Chyanhor) ontstaan in die dekade tussen 1660 en 1670. Die Walliese geleerde Edward Lhuyd stel in sy *Archaeologica Cornu-Britannica* (http://reader.digitale-sammlungen.de/de/fs1/object/display/bsb10523123_00001.html) die eerste Korniese grammatika bekend.

Teen die einde van die 19de eeu – toe daar nog enkele tweetalige mense in Cornwall opgespoor kon word – wek die Korniese taal groot belangstelling by taalkundiges. 'n Groot woordeboek van die Korniese taal verskyn in die jaar 1865, en in 1887 stel W.P. Jagos sy *English-Cornish Dictionary* bekend.

In 1929 skryf Robert Morton Nance die leerboek *Cornish for All* (Kornies vir iedereen) wat onder meer *Jowan Chy an Hor* as leesteks bevat. In 1969 word 'n langspeelplaat met die saga, gelees van Richard Gendall, deur die Komitee vir die Taal van Cornwall vrygestel. Die Nuwe Testament (*An Testament Nowydh*) is in 2002 in Kornies vertaal.

## Verwysings


1. http://www.gosw.gov.uk/497666/docs/254795/mode_of_use.doc


## Eksterne skakels

- Wikiwoordeboek het 'n inskrywing vir Kornies.
- (en) "Cornish language" (https://www.britannica.com/topic/Cornish-language). Encyclopædia Britannica. Besoek op 7 April 2020.
- Ferdinand, S., 2013. Brief History of the Cornish language, its Revival and its Current Situation. E-Keltoi Vol. 2, 2 Des. pp. 199-227 (https://www.academia.edu/5323710/A_Brief_History_of_the_Cornish_Language_its_Revival_and_its_Current_Status)
- 'n Korniese taalkursus op BBC Cornwall se webwerf (http://www.bbc.co.uk/cornwall/connected/stories/new_cornwall_language1.shtml)

Wikimedia Commons bevat media in verband met ***Kornies***.

**Indo-Europese tale: Kentum-tale: *Kelties***

| **Eiland-Keltiese tale** | |
|---|---|
| **Goidelies:** | Iers-Gaelies \| Skots-Gaelies (Skotland • Kanada) \| Manx-Gaelies \| Galweegse-Gaelies † |
| **Britonies:** | Wallies \| Kornies \| Bretons \| Cumbries † \| Piekties † |
| **Vasteland-Keltiese tale** | |
| **Vasteland-Keltiese tale:** | **Gallies †:** \| Leponties † \| Galaties † Keltiberies † |
| **Gemengde Tale** | |
| **Gemengde Tale:** | Shelta \| Bungee † |
| | † Uitgestorwe |

| **Normdata** | BNF: cb11959109f (https://catalogue.bnf.fr/ark:/12148/cb11959109f) (data) (https://data.bnf.fr/ark:/12148/cb11959109f) · GND: 4258760-8 (https://d-nb.info/gnd/4258760-8) · LCCN: sh85032849 (https://id.loc.gov/authorities/subjects/sh85032849) · NDL: 00566611 (https://id.ndl.go.jp/auth/ndlna/00566611) |
|---|---|